1.

Diep, o God, diep neergeboë,
staan ons voor u hoë reg
in volslae onvermoë.
Hoe word ooit ons saak besleg?
Waar ons voor U skuldig pleit,
o volmaakte Heiligheid,
werk U met u Gees versoening
deur die Heiland se voldoening.

2.

Om ons vry te maak van sonde
het u Seun gesterf, o God!
Deur geloof aan Hom verbonde,
sal ons leef na sy gebod.
Liefd' het U na ons gebring -
Jesus, laat u liefde ons dring,
laat die liefde, so verhewe,
ons besiel deur heel ons lewe!